SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 24 FEBRUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op paketbulletinborde beskikbaar

In die nuus vandag:

HF WORD VANAAND OP INTEGNET 2002 ONDERSOEK

"KUWAIT AMATEUR RADIO SOCIETY" SPESIALE STASIE

MARK SHUTTLEWORTH GAAN AANBOORD VAN DIE IRS

SPESIALE GELEENTHEIDSSTASIE OM HMSS BIRKENHEAD, WAT OP 26 FEBRUARIE 1852 VERGAAN HET TE HERDENK.

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur. NUUSITEMS WAT NA ANDER ADRESSE GESTUUR WORD MAG VERLORE GAAN EN NIE IN BULLETINS INGESLUIT WORD NIE. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

HF WORD VANAAND OP INTEGNET 2002 ONDERSOEK

Hoe om meer plesier uit HF te verkry is die besprekingspunt op Integnet 2002 vanaand, Sondag 24 Februarie om 20:00 SAST. Die gas tydens hierdie populêre maandelikse SARL bespreking is die welbekende Suid-Afrikaanse Dxer en kompetisiedeelnemer Chris Burger ZS1EZ. Chris sal sy ondervinding deel en wenke gee wat beide die ervare sowel as die nuwelinge met DX sal help om meer plesier daaruit te put.

Integnet is interaktief op verskeie herhalers regoor Suid-Afrika op BHF en op 3715 kHz HF. Daar sal ook 'n AM-herleiding op 3215 kHz wees.

Die afgelope week het Sentech bevestig dat hulle sal voortgaan om Integnet 2002 te borg met herleidings op 3215 kHz met 'n 100 kW sender by hul Meyerton kortgolfsenderstasie. Telkom borg die transmissielyne en die telekonferensiebrug.

Klubs wat nognie 'n koppeling aangevra het nie, het tot middag vandag om dit per e-pos te doen by armi@intekom.co.za. Verskaf asb die telefoonnommer wat gekoppel moet word sowel as die frekwensies waarop Integnet aktief sal wees.

## "KUWAIT AMATEUR RADIO SOCIETY" FEESVIERING

Op die 25ste en 26ste van Februarie elke jaar vier die staat Kuwait sy nasionale en vryheidsdag. Om deel te neem aan hierdie geleentheid sal die "Kuwait Amateur Radio Society" 'n spesiale stasie met die roepsein 9K2NDL op die lug hê. Daar sal 'n spesiale QSL-kaart beskikbaar wees om die geleentheid te gedenk. Kontakte mag op enige amateurband met enige modus gemaak word. Die geleentheid begin om 00:00 UTC op Vrydag die 22ste Februarie en eindig om 23:59 UTC op Donderdag 28ste Februarie.

Daar is geen beperking op wanneer aansoeke om die QSL-kaart aangevra mag word nie. Aansoeke moet gerig word aan :

Kuwait Amateur Radio Society Posbus 5240,SAFAT, 13053, KUWAIT Tel 09965 533 3762 faks: 09965 531 1188

## MARK SHUTTLEWORTH EN DIE INTERNASIONALE RUIMTESTASIE (ISS)

Dit is reeds in die media bekend gemaak dat Mark Shuttleworth van Durbanville naby Kaapstad aansoek gedoen het vir 'n vlug in die IRS. Vir die wat nie weet wie Mark is nie, hy is 'n jongman met rekenaarkundigheid wat 'n program aan maatskappye in die VSA verkoop het vir meer as $500 miljoen. Hy volg in die spore van Dennis Tito wat die eerste ruimtetoeris was.
Mark ondergaan tans opleiding in Rusland en die VSA en is BAIE besig. Hy sal 'n passasier in die IRS wees en sal nie die pligte van 'n gewone ruimtevaarder nakom nie. Hy moet egter die prosedures leer vir die vlug na en van die IRS en ook al die veiligheidsprosedures. Hy neem 'n paar eksperimente saam waarna hy moet omsien terwyl hy in die ruimte is.

Mark het sy bereidwilligheid getoon om jongmense in kontak te bring met tegnologie, en met dit in gedagte is hy versoek om as radioamateur te kwalifiseer sodat hy kan kontak maak met skoolgroepe in die RSA en ook elders. Opleiding as radioamateur is deel van sy opleiding as ruimtevaarder, en sodra hy gekwalifiseer het, sal hy vir die ekwivalente RSA-lisensie aansoek doen sodat hy met 'n ZR-lisensie kontakte kan maak. Die roepsein ZR1AIS is voorgestel vir "First African in Space".

Mark het 'n mediaskakelmaatskappy aangestel om sy reëlings vir die vaart te behartig. Hulle was egter onkundig wat amateurradio betref en 'n demonstrasie by die huis van ZS1AAZ in Stellenbosch is gereël. Die plan is om Gerald Klatzko, ZS6BTD, se stasie vir kontakte te gebruik. Gerald is reeds as oorbruggingstasie deur die ARRL gebruik vir kontakte met Mir en die IRS. Sy stasie is goed toegerus en kan klank na 'n telefoonlynkonferensienet herlei soos hy dikwels gedurende Interaktiewe Tegniese nette doen. Hans van de Groenendaal, ZS6AKV, is gevra om die telefoonnetwerk te behartig en klank van ZS6BTD via

die telefoonlyn te herlei na die hoofsentra soos ons gewoonlik tydens Integnette doen. Hans doen dit uitmuntend.

Klank kan dan na BHF-herhalers in die hoofsentra herlei word sodat 'n groot aantal amateurs kan meeluister. Die voorstel is dat groepe skoolkinders op sekere plekke sal saamkom om na die gesprekke te luister en 'n paar kan meedoen aan tweerigting gesprekke met Mark. Amateurs sal gevra word om tweemeter-stasies by sulke plekke op te rig. Hierdie reëlings moet nog getref word. Voorlopige berekenings toon dat verbyvlugte vroegaande tussen 27 April en 5 Mei sal plaasvind. Sommige hiervan sal vir skoolkontakte gebruik word, maar Mark kan tydens ander verbyvlugte na willekeur kontak maak.

Daar is nog formaliteite wat voltooi moet word. 'n Aansoekvorm moet voltooi word, maar dit is byna gereed. Gewoonlik is die wagtyd vir 'n skolekontak een jaar, maar ons hoop dat met hierdie spesiale geleentheid kontakte met skole in die RSA toegelaat sal word. Tydens die laaste Integnet is voorgestel dat Mark versoek word om die pakketstasie in die IRS op te stel. Hy sal waarskynlik tyd hiervoor hë. Die ander ruimtevaarders is baie besig en het nie tyd daarvoor nie. As dit gebeur, sal pakketkontakte ook dalk moontlik wees.

HMSS BIRKENHEAD 26 FEB 1852 - 26 FEB 2002 150 JAAR

Op Dinsdag 26 Feb 2002 sal 'n spesiale stasie deur ZS1OAR, die Overberg amateurradioklub, bedien word te Dangerpuntvuurtoring, Gansbaai, ter herdenking van die stranding van die Birkenhead op 26 Feb 1852.

Die roepsein ZS1OAR/Birkenhead sal gebruik word en kontakte sal bevestig word dmv die klub QSL-kaart. Kontakte wie 'n QSL-kaart wil ontvang moet asb 'n selfgeadresserde/gefrankeerde koevert direk stuur aan ZS1OAR, Posbus 637, Gansbaai 7220.

LW. MOET NIE KAARTE DEUR DIE SARL QSL-BURO STUUR NIE.

Die bedieningstyd is 05:00 UTC tot 16:00 UTC en frekwensies is 7,050, 14,200, 21,200 en 28,400 MHz afhangende van voortplantingstoestande. Ruitverwysing is JF95PJ. Navrae by ZS1WC Johan e-pos wjmc@xsinet.co.za

KLUBNUUS

"BORDER RADIO CLUB" GESKIEDENIS.

Die "Border Radio Club" in Oos-Londen is besig om hul geskiedenis na te spoor. Op die klub se webwerf is 'n foto wat by 'n vergadering van die "East London District Radio Society" in 1921 geneem is. Die webwerfadres is http://www.sa-eastcape.co.za/brc/Picture.htm. Alle en enige inligting oor die vroeë dae van die klub en sy lede sal baie welkom wees. Kontak Richard Seddon, ZS2CLI (043 745 1650) of Brian Prior, ZS2AU (043 748 4856)

PORT ELIZABETH AMATEURRADIOVERENIGING

Die PORT ELIZABETH AMATEURRADIOVERENIGING gaan weereens hierdiejaar 'n uitstalling by die 2002 Sasol Wetenskapfees opstel. Die fees vind

plaas vanaf die 13de tot 19de Maart in Grahamstad. Om te verhoed dat die jeug deur die uitstal en gebruik van duur toerusting oorweldig word, gaan die PEARS-uitstalling die jeug hierdie jaar die geleentheid gee om 'n enkeltransistor morsekodesender te bou en toets. Al Akers ZS2U het alreeds verskeie kontakte met die prototipe sender gemaak.

Luister asseblief op 7030 kHz gedurende die Wetenskapfees en neem deel waar moontlik. PEARS verwelkom ook enige bystand, voorstelle, amateurradio verwante gedrukte material en plakkate wat by die uitstalling gebruik kan word. Kontak Neil Thomas ZR2NT by E-pos:meltek_n@global.co.za indien u 'n bydrae kan maak.

MUSEUMDAG - SASOLBURG RADIOKLUB

SASOLBURG RADIOKLUB hou op 30, 31 Mei en 1 Junie 'n uitstalling van ou radioapparaat en tuisgeboude toerusting. Daar sal ook geleentheid wees vir 'n vlooimark. 'n Spesiale stasie sal ook oor die tydperk op die lug wees en QSL-kaarte sal uitgereik word aan alle stasies met wie daar kontak gemaak word. Skole gaan genooi word om die uitstalling gedurende Donderdag en Vrydag te besoek. Saterdag sal hoofsaaklik vir ander besoekers wees.

Klubs en individue word genooi om tafels te bespreek en 'n kort lys van toerusting voor te lê vir die uitstalling en/of vlooimark. Die keerdatum vir besprekings is 5 Mei sodat genoeg tyd beskikbaar is om reëlings te finaliseer en inligting op nuusbulletins bekend te maak.

Tafels sal beskikbaar gestel word teen R40,00 per tafel vir die hele tyd en besprekings moet asseblief bevestig word met die toepaslike bedrag. Tjeks en inligting kan ook gepos word aan Posbus 1493, Vereeniging, 1930.

'n Kosstalletjie met vetkoek, worsbroodjies, hamburgers, ens. sal ook op die perseel beskikbaar wees.

ONTHOU U IS UITGENOOI OM VANAAND OM 20:00 SAST AAN INTEGNET 2002 DEEL TE NEEM.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav ZS6BWN en gelees deur …………………… vanuit …………………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAST op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het .

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX